Self Beskikking

Deel 1

Soos belowe gaan ek skryf oor Self Beskikking. Daar is soveel fasette daarom en soms raak mense deurmekaar met al die verskillende opsies en dan kan daar skerp verskiliie ontstaan.

Die doel van hierdie skrywes is om dit te verduidelik.

Die laaste ruk is daar 2 vrae wat omtrent daagliks aan my gevra word nl: 1) Wat het geword van die uitnodigings wat ek aan 3 politike leiers en een groep leier gestuur het en 2) wat, waar en hoe kan Self Beskikking 'n werklikheid word.

Laat ek by vraag 1 begin:

Die 4 leiers wie ek genooi het, is Pieter Groenewald van die VF+, Jannie Kühn van die Front Nasionaal, Willie Cloete van die Nasionale Konserwatiewe Party en dan Hein Marx van die Verenigde Vryheids Alliansie . Sal later die rede van Hein Marx verduidelik.

Die uitnodiging het ten doel gehad om hierdie 4 here die geleentheid te gee om alleen, sonder groot bohaai en publisiteit met mekaar te laat gesels. Ons volk staan voor 'n bestaans krisis en ons moet gesels. Die groot agenda moes wees om te kyk waar daar "raakpunte" tussen hulle is en nie die gewone, alewige "verskil punte" nie. Met ander woorde, die voortbestaan van ons mense is die hoofdoel. Sou hierdie 4 dit kon doen, het ons 'n baie sterker stem gehad. Dit was nie bedoel om partye van hulle beleid te laat verander nie, maar praat, praat en praat oor ons mense en waar hulle saam kon praat oor die groot onregte wat daagliks teen ons gepleeg word. Dit is soos bo, aan hulle gestel. Kom praat oor gemeenskaplike doele.

Een groep het gestel dat hoekom word die ander oa, Afriforum en ander buite parlementere groepe nie ook genooi nie. Dit is 'n geldige vraag. My antwoord daarop was dat dit al soveel kere probeer is en elke keer geflop het. Hoekom? Daar is te veel leiers wat dan hul seining wil laat geld en seevier, dit gaan dan nie meer oor ons mense nie, maar party en groep sienings en belange.

So begin by die 4 en brei dan uit.

Pieter Groenwald het dadelik die uitnodiging van die hand gewys; Jannie Khun het eers belangstelling getoon, maar toe ook besluit dat FN nie belangstel nie. Willie Cloete het dadelik die uitnodiging aanvaar, want hy voel dat dit ons mense is wat van belang is; Hein Marx het ook dadelik aanvaar en het gese dat solank dit oor ons mense se voortbestaan gaan, is hy in en moet ek net tyd en plek gee.

Wat wel opvallend is, is dat die 2 groepe wat daadwerklik onverpoosd werk vir Self Beskikking en baie duidelike plan op die tafel het, die is wie dadelik aanvaar het.

Ek sal dus meer konsentreer op die wie bereid is om geskille te los ter wille van ons mense se oorlewing.
Laat ek dit duidelik stel; ek praat nie teen die VF+ en die FN nie. Ek het geen aksie teen hulle nie. Dit is hulle reg om hierdie uitnodiging van die hand te kon gewys het. Al wat ek doen is om die vraag wat aan my gestel word, te beantwoord.

Vraag 2 het heelwat en verskillende fasette.

Kom ons kyk eers na die verskillende opsies wat beskikbaar is.

a) Bly in die huidige eenheidstaat en hoop dat dinge drasties ten gunste van ons blankes verbeter
b) Bly in die huidige eenheidstaat en glo dat met wapengeweld ons weer beheer oor hele SA sal verkry
c) Daar is die opsie van ‘n Federale of Konfederale staat. Die verskil tussen die twee is dat die Konfederasie sisteem die sentrale regering se magte baie beperk . Elke staat of groep regeer hulself, maar is gebind om met sake van gemeenskaplike belang saam te werk. ‘n Federale staat se oorhoofse regering, soos Amerika, kan baie sterker wees as ‘n Konfederasie. Die mag is meestal gesetel in die state behalwe waar dit die hele Federasie raak. Dit is waar die probleem le. Wie besluit wanneer die Federale regering baie sterk magte het? Dink hoe word “Executive Orders” sommer uit gereik deur die Presidente.
d) Self Beskikkigs. Dit is ‘n tipe van Konfederalisme. Die verskil is dat daar gewerk word na afstigting.

Soos belowe gaan ek konsentreer op Self Beskikking. Ek sal daarna verwys as SB.

Daar is 2 hoof afdelings van SB naamlik 1) Interne SB en 2) Eksterne SB.

In deel 2 sal ek die twee opsie in meer detail bespreek. Wil nie die skrywes te lank maak nie.